ARGIEF EKSEMPLAAR

# -Tien Jaar-






# Walvisbaai Gemeente

1983 - 1993




## FEESBOODSKAP.

Predikantspaar van Gemeente Walvisbaai sedert 23 September 1990.

Seker die moeilikste sprong wat enige gelowige mens in sy lewe moet maak en telkens weer moet herhaal - hoe ironies dit ookal mag wees - is om blindelings te glo in sy Skepper. Godsvertrouend die onbekende en onsekere tegemoet.

Vir my en my vrou om ons eerste beroep te aanvaar na die westelike uithoek van die land as pas getroudes is, was een van hierdie spronge. Weliswaar, met kleingeloof, salig onbewus van die ryke seën en vreug wat op ons nuwe tuiste en arbeid gewag het.

So kan ons na drie jaar in die gemeente van harte getuig dat om in diens van gemeente Walvisbaai te staan, was en is ongetwyfeld 'n onherhaalbare en onvergeetlike voorreg. Sëlfs om die jong gemeente deur van sy groeipyne te begelei, kan ons vandag sê was 'n voorreg. Iets waarvoor ons ons hemelse Vader uit die diepte van ons harte dank vir onverdiende liefde en genade!

Hierdie "Suid-Wes Afrika" beskik oor 'n besonderse kwaliteit van mens; innemend, liefdevol en onverdeeld in lojaliteit.
Baie dankie vir elkeen!
Hierdie is gelowige mense in Walvisbaai, Swakopmund en Hentiesbaai wat nie huiwer om 'n geloofssprong te maak in die onbekende en onsekere nie.

'n Vrug hiervan is die 10 - Jarige bestaansjaar wat gevier word!

Dit bring 'n mens net al hoe meer onder die besef dat God 'n doel gehad het met 1652 en ons as die Afrikaner volk.
Die jaar 1993 en die gemeente se 10 - Jarige bestaan is deel hiervan. Lidmate en predikante wat hier gedien, gedoop, toegevoeg, getroud en begrawe is vorm deel van hierdie wonderlike 'dissipelroeping' in donker Afrika.

Mag hierdie mylpaal - wat die bewys is van die Here se teenwoordigheid en seënende hand - vir ons en ons kinders die pitkos vorentoe wees.

Mag dit vir ons die geestelike voedsel wees, sodat ons ondanks onsekere staatkundige, politieke en ekonomiese omstandighede, rustig sal voortleef en werk.

Bowenal, mag dit weer die slap hande en lam knieë onder ons versterk om die Here met nog 'n groter ywer te dien en nooit terug te deins vir die volgende sprong wat van ons geëis mag word nie!

BAIE GELUK EN LIEFDE IN JESUS CHRISTUS

DS. NICK EN LIZEL ALBERTS



DIENSTYDPERKE VAN PREDIKANTE EN DIENSPLIGKAPELANE IN WALVISBAAI.



Ds. J.A. Viljoen het vanaf 1951 tot 1988 gereeld dienste in Walvisbaai gehou.
-Geëmeriteer, tans in Pretoria.

Ds. P.S. van Tonder:
Van April 1978 tot Des. 1978.
- Bedank.

Ds. J.L.J. (Johan) en mev. Annet Smit:
1979.
- tans in Brakpan/Harmonie Gemeente



Ds. S.F.C. (Coetzee) en mev. Corrie Ras: 1980.
- tans in Edenvale Gemeente



Ds. A.J.(Andre) en mev. Linda Cilliers
1981 tot 1982.
- tans in Montana Gemeente.



Ds. T.F.(Thomas) en mev. Joubert:
1983 tot 1984.
-tans in Swellendam Gemeente.





Ds. D.J. (Dawie) en mev. Elna Kriel:
1985-1987.
-tans in die Vaalharts Gemeente.



Ds. J.J.C. (Johan) Koekemoer:
1987-1988.
-tans in Harrysmith Gemeente.



Ds. G.J. (Gert) en mev. Volschenk:
1989-Febr. 1990.
-tans in Pongola Gemeente.



Ds. N.M. (Nick) en mev. Lizel Alberts: vanaf 23 Sept.1990



# EREDIENSTE EN KERKAKTIWITEITE VOOR 1983

- B.& D. LEFF

Die vlieënde predikant

Vanaf 1951 het ds. Koos Viljoen of die vlieënde dominee op ´n maandelikse basis die wyke Walvisbaai en Swakopmund vanaf Windhoek bedien. Eers per motor en later per vliegtuig.

Dit het soms gebeur dat hy op een dag moes preek in Walvisbaai, Gobabis en in Windhoek. Kerkraadslede wat hom soms vergesel het, was soms baie verskonend (bevrees) om saam met ds. Koos te vlieg - veral as die ooswind gewoed het.

Ds. Koos Viljoen by "sy" vliegtuig.



Voortrekkersaal.

Daar is aanvanklik in ´n skoolsaal in Walvisbaai eredienste gehou. Later is daar gebruik gemaak van die Voortrekkers se saal.



Die saal is gebruik tot met die inwyding van die huidige kerkgebou. In Swakopmund is daar by verskeie geleenthede eredienste in die N.G.-Kerk gehou. Leesdienste is ook gereeld deur Nic Bezuidenhout in Swakopmund gehou.

Die Voortrekkersaal.



Kapelane

Dienspligkapelane het in hierdie tyd 'n baie prominente rol in die bediening van die Woord gespeel.
In 1978 het ds. Van Tonder sy diensplig as kapelaan in Walvisbaai kom verrig. Daarna het die volgende dienspligkapelane hom gevolg: dii. Smit, Ras, Cilliers en Joubert. Na 1983 sou die ander volg: dii. Kriel, Koekemoer en Volschenk.

As Gemeennte van Walvisbaai word daar hulde gebring aan hulle wat die weg gebaan het tot latere afstigting en die oprigting van 'n eie kerkgebou.

Kategese.

In diè goeie ou tyd het Nic en Lily Bezuidenhout Sondagoggende in Walvisbaai en Sondagnamiddae in Swakopmund kategese klasse gegee. Daar was aanvanklik 15 kinders vir kategese, maar die getal het later vermeerder met die uitbreiding van Rössing.

Gereelde kategese uitstappies is gereël. In 1981 het Berend en Drien Leff die verantwoordelikheid van die kategese van die Bezuidenhout's oorgeneem wat RSA toe verhuis het.



AFSTIGTING VAN DIE GEMEENTE WALVISBAAI - 2 JULIE 1983.

Br. Willie Bezuidenhout

Ds. Viljoen

Sedert 1951 is Walvisbaai en Swakopmund wyke van die Gemeente Windhoek en word hulle maandeliks of so dikwels moontlik besoek en bedien deur die predikant van die Windhoek Gemeente, tewete ds. J.A. Viljoen.
Oor hierdie jare is alle bydraes en offergawes oorbetaal aan Windhoek Gemeente en is ´n gedeelte daarvan goedgunstiglik opsygesit met die oog op die uiteindelike afstigting van die wyke Swakopmund en Walvisbaai as ´n selfstandige gemeente.

Voornemens word dade.

Vroeg in 1982 is die voorneme van afstigting al hoe meer ernstig bespreek onder die kerkraadslede van Walvisbaai en Swakopmund. Tydens gemeentevergaderings is die saak ook indringend bespreek.
Met die koms van die Dienspligkapelaan, ds. A.J. Cilliers het die voornemens tot dade oorgegaan.
Ds. Cilliers het die volgende skrywe gedateer 20 Mei 1982 gerig aan die Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering welke skrywe soos volg in die Notule van die vergadering van die AKV van 2 Augustus 1982 aangeteken is:

Verder word ook behandel 'n skrywe van ds A J Cilliers, diensplig= kapelaan in Walvisbaai gedateer 20 Mei 1982 wat soos volg lui:

"INSAKE: MOONTLIKE BOUPROJEK WALVISBAAI

Ons, as gemeentelede van Walvisbaai, sluit vir u aandag, as voor= sitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, 'n ver= slag in rondom 'n saak wat al vir baie jare aandag geniet in ons dorp, naamlik die oprigting van 'n eie kerkgebou.

Ons glo en vertrou dat die verslag vir u genoegsame agtergrond sal bied om 'n duidelike beeld te kry van die probleme waarmee ons hier worstel.

Die gemeentelede van Walvisbaai vra dan ook u hulp en leiding in hierdie baie belangrike saak. Keer op keer is die mense se moed ge= breek deurdat hierdie saak in die mou gesmoor is.

Daarom sal die mense dit hier opreg waardeer indien u in hierdie moeilike besluitneming vir ons rigting kan gee.

Kopieë is ook gestuur aan ds van den Berg en mnr Herbst onderskei= delik.' Aan ds van den Berg, indien ons die saak op die ringsver= gadering kan bespreek en aan mnr Herbst indien hulle ons finansiëel kan bystaan."

Die Kommissie neem ook kennis van stukke wat in die verband saamgestuur is:

1. Inleidende opmerkings
2. Vertoë van gemeentelede opgestel deur br. Bothma



3. Brief aan die stadsklerk
4. Sketsplan van moontlike kerkgebou
5. Kosteberaming van gebou
6. Finansiële begroting
7. Oorsig van gemeentelike aktiwiteite in Walvisbaai
8. Vrae van die gemeente in verband met 'n nasionale dienspligkapelaan, permanente standplaas, finansiële hulp.
9. 'n Uitnodiging wat soos volg lui:

"Die gemeentelede van Walvisbaai nooi u vriendelik uit om uself te kom vergewis van die feite, as daar enige onduidelikhede is, kan ek gekontak word by telefoon 2044 te Walvisbaai."

BESLUIT: Die Kommissie keur die skrywe van die moderamen in die verband goed en besluit verder om aan ds. C.L. van den Berg op te dra om ook die aangeleentheid van Walvisbaai by die kerkvisitasie in Windhoek te berde te bring en nadat ds Van den Berg se verslag ontvang is, sal die Kommissie oor verdere optrede in die verband besluit."

Sending na Windhoek

Vroeg op 'n trietsige mistige dag, die twaalfde Augustus 1982 vertrek 'n afvaardiging vanaf Walvisbaai na Windhoek om 'n Kerkraadsvergadering van die Gemeente Windhoek by te woon. Die voorgenome afstigting van die wyke Swakopmund en Walvisbaai sou bespreek word.

Die afvaardiging het bestaan uit ds. A.J. Cilliers en Ouderlinge Willie Bezuidenhout en Charlie Hamilton. Hulle het teen 'n groot oormag van negatiewe menings en halsstarrige teenstand uiteindelik daarin geslaag om die houding van die Kerkraad positief te verander. Ook die twyfel in die gemoed van ds. Viljoen is uit die weggeruim.
Die Agbare Kerkraad se besluit het soos volg gelui:

"Afstigting

BESLUIT: (a) Dat kennis geneem word dat daar tans 55 bel'dende en 37 nie-belydende lidmate in die Walvisbaaigebied is; dat op Swakopmund die getalle 26 en 32 onderskeidelik is.
(b) Dat by die ringsvergadering aansoek gedoen word dat die Walvisbaaigebied afgestig word as 'n selfstandige gemeente.
(c) Dat die afstigting om twee redes wenslik is, nl. die staatkundige ontwikkeling van SWA waarby Walvisbaai uitgesluit is en die veranderde houding van lidmate op Walvisbaai sedert die koms van NDP-kapelane."

Algemene Kerkvergadering

Die harde werk van die wyke Walvisbaai en Swakopmund was beloon. Met groot dankbaarheid teenoor die Almagtige Vader het hulle verneem van die volgende besluit wat deur die Algemene Kerkvergadering geneem is tydens sy vergadering gehou op 11 Februarie 1983:



"Stigting van die Gemeente Walvisbaai.

a. Toestemming tot afstigting word verleen nadat die Raad van Finansies in terme van Bepaling 18(4) daaroor gehandel het.
b. Gereelde plasing van 'n NDP-kapelaan in Walvisbaai sal sover uitvoerbaar gereël word."

Notule van die Kommissie van die Alg. Kerkvergadering, 11 Febr. 1983, p.40, notule item 4.

Kennisname van besluit

Die Kerkraad van die Windhoekgemeente neem kennis van die AKV se besluit en voorwaardes tot die afstigting van Walvisbaai soos opgeteken in die Notule van die Kerkraadsvergadering van die Windhoek Gemeente van 18 Augustus 1983:

*AFSTIGTING WALVISBAAI*

*BESLUIT: (a) Dat kennis geneem word dat die voorwaardes vir die afstigting van Walvisbaai soos deur die kerkraadsvergadering van Augustus 1982 gestel, deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en deur die Ringsvergadering goedgekeur en aanvaar is.*

*(b) Dat Walvisbaai op 2 Julie 1983 onder leiding van die ringskommssie as selfstandige gemeente met 87 belydende en 142 docplidmate afgestig is.*

*(c) Dat met instemming kennis geneem word dat saam met die bedrag van R40 782.46 wat volgens die finansiële state reeds belê is, plus die rente vir hierdie jaar, plus 'n bedrag van R7 168.70 wat gedurende die eerste ses maande van hierdie jaar vir Walvisbaai afgesonder kon word, dit daarop neerkom dat Windhoek aan Walvisbaai by afstigting 'n bruidskat van meer as R52 000.00 geskenk het.*

Dit is met ootmoed en dankbaarheid teenoor ons Vader in die hemel dat ons kan erken en bely dat sonder Sy hulp en genade die soms moeilike en stormagtige pad na afstigting nie suksesvol deurgevoer sou kon word nie.
Mag die pad vorentoe steeds deur Sy teenwoordigheid en onderskraging vir die Gemeente van Walvisbaai gelyk en gangbaar gemaak word.



# Stigting: Walvisbaai



**Saterdag, 2 Julie 1983**
**Stigting van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Walvisbaai**

| | |
|---|---|
| 17h00 — | Gemeentevergadering o.l.v. die Voorsitter van die Kommissie van Die Ring van Suidwes-Afrika — Ds. J.A. Viljoen |
| 18h00 — | Erediens en Bevestiging van Kerkraad — Ds. J.A. Viljoen |
| 19h00 — | Verversings |
| 20h00 — | Kerkraadsvergadering<br>Stigting van NHSV-tak o.l.v. Voorsitster van die NHSV-Streeksbestuur — mev. F.J. Viljoen |





**Sondag, 3 Julie 1983**

| | |
|---|---|
| 10h00 — | Bevestiging en intree-rede van Ds. T.F. Joubert |
| 11h00 — | Groete en Gelukwense<br>Ringskommissie<br>Kerkraad van Windhoek<br>Susterskerke |

* * *

Bedankings
Verversings



# Stigting: Walvisbaai

Sewe gemeentes in Klein-Asië, sewe gemeentes in Suidwes-Afrika.

Op Saterdag 2 Julie 1983 is die sewetal in Suidwes-Afrika vol gemaak met die stigting van die Gemeente Walvisbaai.

Dié afstigting is waargeneem deur die Voorsitter van die Ring van Suidwes-Afrika, ds. J.A. Viljoen. Hy het ook die eerste tien kerkraadslede in hulle ampte bevestig.

Op Sondag 3 Julie is ds. T.F. Joubert, diensplighkapelaan te Walvisbaai, deur ds. Viljoen in die gemeente bevestig.

Die gemeente se 87 lidmate woon in die twee kusdorpe, Walvisbaai en Swakopmund. Hier in die mees westelike gemeente in die Kerk word reeds ywerig gewerk om fondse bymekaar te maak om 'n eie kerkgebou op te rig. Dit is 'n groot ideaal van die ouer inwoners wat deur die jare van een saal na 'n ander moes swerf.

As predikant sal die diensplighkapelaan van Walvisbaai beroep word. Die gemeente sal dus elke twee jaar 'n ander predikantspaar hê.

Met die afstigting van die Gemeente Walvisbaai is daar ook geskiedenis gemaak. Die egpaar Bezuidenhout is in dieselfde kerkraad as ouderling en diakones bevestig. Sover ons kan vasstel, is hulle die eerste egpaar wat saam in 'n kerkraad dien.

Die Bezuidenhouts was vroeër in die gemeentes Potchefstroom, Wesmoot, Zeerust en Mafeking waar broeder Willem in die kerkrade gedien het.



*Die eerste kerkraad van die Gemeente Walvisbaai.*

*Voor v.l.n.r.: oudl. J.C. Puren, diak. E.W.V. Koekemoer, ds. T.F. Joubert, diak. J.W. Bezuidenhout, diak. C.P. van Druten.*

*Agter v.l.n.r.: oudl. P.A. Murray, diak. K.M. van Rooyen, oudl. J.H. du Toit, oudl. W.C. Bezuidenhout, diak. B.J. Leff en oudl. G.J. van der Merwe.*

GENEEM UIT 'DIE HERVORMER' VAN MAART 1984



DIE HERVORMERS BOU KERK - 1984

## Hervormers Spit Eerste Sooi

WALVISBAAI: Daar was verlede Saterdag groot vreugde en dankbaarheid in die harte van die gemeentelede van die Nederduitsche Hervormde Kerk toe die eerste sooi van 'n eie kerkgebou gespit is.

Mev. Bets Koekemoer het die voorreg gehad om die sooi te spit op die terrein waar die Kerkgebou gaan word op die hoek van Hofmeyerweg en 13de Straat. Die boukontrakteur is mnr. Andre Meyer van Walvisbaai.

Na die seremonie het die gemeente 'n gesellige braaivleis op die kerkterrein gehou.

NAMIB TIMES Friday, 25th May, 1984



MEV. BETS KOEKEMOER SPIT DIE EERSTE SOOI

OP 19 MEI 1984



DIE BOUPROSES IN VOLLE SWANG.



# DIE KERK NADER VOLTOOIING



## Hervormde Kerk Inwyding

Die hoeksteenlegging en inwyding van die nuwe Hervormde Kerk op Walvisbaai is hierdie naweek. Die verrigtinge begin Saterdagnamiddag om 15h00 met die hoeksteenlegging deur ds. T. F. Joubert, leraar van die gemeente.

Die kerk wat teen 'n koste van net minder as R80 000 opgerig is, het sitplek vir 158 lidmate. Walvisbaai en Swakopmund het gesamentlik 110 lidmate.

Daar is in Mei vanjaar begin met die oprigting van 'n kerkgebou op die hoek van Hofmeyerweg en 13de Str.

Die program vir die naweek is soos volg:

Na die hoeksteenlegging sal die bouer, mnr. A. Meyer die sleutel van die gebou aan mev. Joubert oorhandig.

Die wydingsrede word gehou deur ds. A. J. Celliers.

Sondag word die nagmaaldiens deur ds. J. A. Viljoen gehou en om 10h30 sal dr. G. C. Velthuysen voortgaan in die dankdiens.

Friday, 16th Nov., 1984

## Nuwe Hervormde Kerk Ingewy Op Walvisbaai

Die wydingsrede die middag was deur ds. A. J. Celliers.

Sondagoggend is die nagmaaldiens gelei deur ds. J. A. Viljoen en daarna die dankdiens deur dr. G. C. Velthuysen.



INWYDING VAN DIE KERK: 17 EN 18 NOVEMBER 1984
(Die Hoeksteenlegging is deur ds Joubert waargeneem)



GEMEENTE-ETES HET TRADISIE GEWORD IN ONS KERK MET O.A. DII. KOEKEMOER EN AUCAMP.





DS KRIEL EN DIE 1985- KERKRAAD



## DIE WEL EN WEë VAN 'N GEMEENTE IN SY BABASKOENE

- Gys van der Merwe

Die bestaan van die Gemeente Walvisbaai word vanjaar feestelik herdenk. By so 'n geleentheid of in so 'n tyd dink 'n mens onwillekeurig terug aan diè dinge van die verlede wat eintlik aanleiding gegee het tot hierdie vreugde.

### Eredienste slegs in gunstige weer

Sedert 1975 was ek en my gesin deel van die Hervormers van die Weskus. Hierdie Weskus Hervormers het moeilike tye beleef in daardie tye. 'n Erediens een keer per maand deur die vlieënde ds Koos Viljoen as die weer hom toelaat om te land. Daar is rondgetrek van skoolsaal tot skoolsaal om eredienste in te kon hou. Dan was daar ook van die sale wat nog die vorige aand gebruik was vir opvoerings en eers opgeruim moes word.

### Kleuterskool

Later het ons 'n plekkie in die Voortrekkersaal gekry om eredienste in te hou. Hierin was ook nog 'n Kleuterskool en met al die prentjies en goeters van 'n kleuter, moes ons vasbyt om minstens die preek te volg.

### Winde van verandering

Winde van verandering was aan't waai en was dit nie 'n vreugdevolle dag toe ons in 1978 ds Stefan van Tonder en sy aanvallige Susan as Dienspligkapelaanspaar te kon verwelkom het nie. Hy sou vir 9 maande die lief en die leed van Hentiesbaai, Swakopmund en Walvisbaai deel. Dit was wonderlik om elke Sondag erediens te kon hou. (Diè dominee se swak punt was knoffel en het hy menige dae die saaltjie kom geur.)

### Onbaatsugtige diens van die kapelane.

Die tyd het aangestap en het ander kapelane gevolg. Ds Johan Smit met sy Annette in 1979, ds Coetzee Ras en sy Corrie en in 1981/1982 ds Andre Cilliers en sy Linda.
Hierdie jong manne het tesame met hulle eggenotes sonder enige finansiële bystand van die kerk en met 'n karige soldy van die Weermag, onbaatsugtige diens gelewer. Die lidmate is deur hul werk geïnspireer en die groei in die gemeente was dudelik sigbaar.



Selfstandige Kerk

Ons was almal eenparig met die idee dat 'n selfstandige gemeente gestig moet word. Ds Cilliers is dan ook deur die Hervormers van die Weskus versoek om die nodige aanvoorwerk te doen by die Kerkkantoor.
Daar was baie struikelblokke in die weg tot afstigting. In 1983 is die pogings vir afstigting voortgesit. Ook het die susters in die wyke met erns begin werk en duisende rande ingesamel vir hierdie nuwe projek. Tydens ds Thomas Joubert en sy Ronél se verblyf het dit die finale beslag gekry.

"Sewende gemeente in Asië"

In Julie 1983 het die lankgekoesterde ideaal 'n werklikheid geword en het die sewende gemeente in Suidwes-Afrika tot stand gekom. 'n Kerkraad is vinnig saamgestel en is ds Joubert beroep as deeltydse predikant.

Beplanning vir 'n kerkgebou het vinnig gevorder en ook met die hulp van Windhoek is die kerkgebou voltooi en is ingewy op 17 November 1984.
Na 1984 was dit dii Dawie Kriel, Johan Koekemoer en Johan Volschenk wat as deeltydse predikante diens kom verrig het tot en met die koms van ons eerste voltydse predikant, ds Nick Alberts in 1990.

Pastorie

In die laat tagtiger jare het die relatief klein gemeente met die genade en krag van Bo 'n eie pastorie laat bou en dit afbetaal.

Orreliste: Ronél van der Merwe

Ronél van der Merwe het as 10-jarige langhaar dogtertjie begin om kerkliedere op die klavier te speel. Voor die erediens moes ds Koos Viljoen eers die wysies van die Psalms en Gesange fluit en dan kap sy dit uit tydens die eredienste. Die aanvallige dametjie het voor die musiekinstrumente saam met die gemeente gegroei en ouer geraak. 'n Jaar of wat gelede het sy ernstig siek geword en moes ons toe vir ewig van haar afskeid neem.
Vandag nog weerklink die tone van haar orrelliedjies deur die gemoed.





WYLE RONÉL VAN DER MERWE, DIE VORIGE ORRELISTE



DS  EN MEV JOUBERT EN DRIEN LEFF MET HAAR DOPELING





DS. ALBERTS EN DIE GROOTSTE GROEP KATKISANTE.



DIE HERVORMERS HOU BASAAR!



MONICA VAN DER WESTHUIZEN VERKWANSEL 'N VIS AAN OOM PIET DE WIT TYDENS NOG 'N BASAAR



TANNIE KATRIEN VAN DRUTEN TYDENS 'N BASAAR



# DIE HERVORMERS KAN BASAAR HOU !



TANNIE BESSIE VAN DER MERWE HET ´N SLAG MET ´N PANNEKOEK



DIE GROOTSTE KOEKTAFEL IN ´N LANG TYD (BASAAR 1993)

# HUIDIGE PREDIKANTSPAAR.



-D.Bezuidenhout

Ds. N.M. Alberts is georden op 14 Mei 1989 te Voortrekkerhoogte. Hy is in Augustus 1990 deur die kerkraad van Walvisbaai beroep as die eerste voltydse predikant.

Die jong ds. Alberts besluit egter om eers in die huwelik te tree met mej. Lizel Potgieter op 1 September (1990) voordat hy op 23 September te Walvisbaai bevestig word as predikant.



Ds. Nick en mev. Lizel Alberts op hulle huweliksdag!

Onder die besielende leiding van ds. Alberts het die Gemeente gegroei en gebloei gedurende die drie jaar. Eredienste word nie net in Walvisbaai gehou nie, maar ook op Swakopmund (elke Sondag) asook op Hentiesbaai.

Ds. en mev. Alberts slaag ook daarin om die drie dorpe se Hervormde Kerk lidmate tot ´n eenheid saam te snoer. Die gereelde en suksesvolle basaars en gemeentelike byeenkomste is ´n goeie bewys daarvan.

Mev. Lizel Alberts het ook as predikantsvrou en NHSV-voorsitster besielende leiding aan die dames verskaf en die noodsaaklike onderskraging aan haar eggenoot gebied. Sy het ook die onderwysberoep laat vaar en tree nou op as die Sekretariële Beampte van die kerk.

Die predikantspaar wat met hulle minsame en beskeie persoonlikhede baie gewild onder die lidmate is, onderskei hulleself onder soms moeilike omstandighede, as ´n suksesvolle herderspaar.

Mag die Here hulle seën met die belangrike diens waarmee hulle toevertrou is.




Die feesblad is geborg deur Gys en Bessie van der Merwe en Dirk en Sandra Bezuidenhout.




Ek wil graag van hierdie geleentheid gebruik maak om alle persone wat bydraes tot die feesblad gemaak het, van harte te bedank.
Moeite is gedoen om die korrektheid van feite te verseker, indien iemand wel in die verleentheid gestel mag word, my verskoning.

Dankie
Dirk Bezuidenhout